# Kopties

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Kopte.*

Die **Koptiese taal** (Bohairies: ⲙⲉⲧⲣⲉⲙ̀ⲛⲭⲏⲙⲓ *met.rem.ən.khēmi*, Sahidies: ⲙⲛⲧⲣⲙⲛⲕⲏⲙⲉ *mənt.rəm.ən.kēme*, Grieks: Μετ Ρεμνχημι *Met Rem(e)nkhēmi*) het regstreeks ontwikkel uit die Egiptiese taal, 'n selfstandige tak van die Afro-Asiatiese tale wat in hiërogliewe en die Hieratiese en Demotiese alfabette geskryf is. Die Koptiese alfabet is 'n gemodifiseerde vorm van die Griekse alfabet, waarby sommige letters - afhanklik van die verskillende dialekte - uit die Demotiese skrif ontwikkel is. Kopties het geleidelik ook elemente van ander tale oorgeneem.

Die bloeitydperk van Kopties was in die tydperk tussen 200 en 1100. Die laaste historiese verwysings na 'n Koptiese omgangstaal dateer uit die 17de eeu. Kopties dien nog steeds as die liturgiese taal van die Kopties-Ortodokse Kerk.

| **Kopties**<br>**ⲘⲉⲧⲢⲉⲙ̀ⲛⲭⲏⲙⲓ, Μετ Ρεμνχημι**<br>**Mad.Rmenkami** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Egipte<br>Kanada<br>Australië<br>Verenigde State |
| Totale sprekers: | *uitgesterf*[1] |
| Taalfamilie: | Afro-Asiaties<br>Egipties<br>**Kopties** |
| Skrifstelsel: | Koptiese alfabet |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | cop |
| ISO 639-3: | cop (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=cop) |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Inhoud

**Geskiedenis**
**Woordeskat**
**Verwysings**
**Eksterne skakels**

# Geskiedenis

Die Koptiese taal het ná die kerstening van Egipte in die 3de en 4de eeu uit die Demotiese taal ontwikkel en het ook ná die Arabiese verowering van Egipte nog enkele eeue die omgangstaal in die land gebly. Met die propagering van Arabies is die taal egter tussen die 10de en 13de eeu grootskaals verdring en het as omgangstaal in die 17de eeu uitgesterf. Net in Bo-Egipte is dit moontlik nog tot aan die begin van die 19de eeu gebesig.

Kopties het nogtans nooit as die administratiewe taal van Egipte gedien nie. In die Christelik-Bisantynse tydperk het Grieks steeds hierdie funksie vervul, wat as gevolg van die islamisering deur Arabies vervang is. Kopties was meestal die huis- en kerktaal. Aangesien Egipte een van die eerste gebiede was wat die Christelike geloof aangeneem het, is die Bybel en ander liturgiese tekste al vroeg in Kopties vertaal.



Koptiese inskrif (3de eeu n.C.)

Belangrike tekste soos die Evangelie van Maria en ander werke uit die Nag-Hammadi-versameling het as Koptiese vertalings van Griekse originele bewaar gebly en is waardevolle bronne uit die vroeë Christelike geskiedenis.

Die ou Koptiese taal is verdeel in vyf dialekte, waarvan Sahidies in Opper-Egipte en Bohaïries in Onder-Egipte die belangrikstes is. Hulle is ook literêre tale gebruik. Achmimies, Subachmimies en Fajoemies is streekdialekte. Die huidige liturgiese taal is baseer op Bohaïries. Die eerste Koptiese grammatika is in 1636 deur die Jesuïet Athanasius Kircher saamgestel.

Die Koptiese Christene van Egipte gebruik Kopties nog steeds in misse volgens die Kopties-Ortodokse ritus. Die taal het in die laaste dekades ook toenemend weer by jongmense gewild geraak, wat dit as 'n uitdrukking van hul eie identiteit gebruik. Die aantal Kopte, wat ten minste 'n basiese kennis van die taal het, het dus weer gegroei, hoewel Arabies hul omgangstaal bly.

# Woordeskat

Die kernwoordeskat van Kopties is Egipties en nou verwant aan Demoties, sy taalhistoriese voorloper. Sowat een derde van die Koptiese skryftaal is egter aan Grieks ontleen, alhoewel hierdie ontlenings soms nie volledig by die fonologiese stelsel van Kopties aangepas is nie en daarnaas ook deur betekenisverskille onderskei word. Daar is voorbeelde van Koptiese tekste waarin bepaalde gedeeltes uit Griekse leksikale wortels saamgestel is. Dit kan hoofsaaklik toegeskryf word aan die feit dat Koptiese godsdienstige tekste oorwegend regstreekse vertalings van Griekse werke is.

Woorde of konsepte waarvoor daar geen Egiptiese vertaling bestaan het nie is regstreeks uit Grieks oorgeneem om sodoende die betekenis van die religieuse boodskap te bewaar. Daarnaas is bestaande Egiptiese terme dikwels nie gebruik nie vanweë hulle vroeëre nie-Christelike betekenis en konteks. Die oorgang van die "ou" na die nuwe Christelike tradisies het dus bygedra tot die oorname van Griekse woorde en sodoende die Koptiese religieuse woordeskat verryk. Heel waarskynlik het die omgangstaal van die inheemse bevolking nogtans sy oorgeërfde Egiptiese karakter bewaar, soos blyk uit niegodsdienstige dokumente soos briewe en kontrakte.

# Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Coptic" (http://www.ethnologue.com/language/cop) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190606190635/https://www.ethnologue.com/language/cop) vanaf die oorspronklike op 6 Junie 2019. Besoek op 21 Februarie 2016.


# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Kopties.
- Henry Tattam, *A compendious grammar of the Egyptian language as contained in the Coptic, Sahidic, and Bashmuric Dialects* (London 1863) (http://books.google.pl/books?id=-w0GAAAAQAAJ&dq=&printsec=frontcover&source=#v=&f=false)

| **Normdata** | BNF: cb11951844z (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11951844z) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11951844z) · LCCN: sh85032419 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh850 |
|---|---|

